300

# Heer Jesus, kom



Heer Je - sus, kom en wil ons gas hier wees!



Nee, U is self die gas - heer dis ú fees!



U gee U - self aan ons hier by die dis



waar brood en wyn vir ons u te - kens is.

2.

Sterk ons geloof
en laat ons hart verlang
om wat U bied,
ten volle te ontvang.
Ons is verheug, o opgestane Heer,
dat ons vrymoedig
met U mag verkeer!

3.
U gee ons deel, Heer Jesus,
aan u bloed;
U wil ons met u eie liggaam voed.
U bloed is waarlik drank,
u liggaam brood -
U laat ons met U een word
in u dood.

4.

Bind U ons saam,
óns wat u tafel deel.
en maak ons as u liggaam
één geheel.
Eén brood word hier gebreek,
één Naam bely,
één volk is ons wat in u liefde bly!